# Hemelse Vader, ons bring U eer

451
















1 2 3

X Lied :

2.

Christus, Verlosser, ons bring U eer -
U daal uit liefde as Middelaar neer.
U gee u lewe; U maak ons vry.
Dankbaar kom ons nou onsself aan U wy.
Dankbaar kom ons nou onsself aan U wy.

3.

Heilige Gees, aan U al die eer -
U wat gelowiges lei en wil leer.
Rig ons gedagtes, heers oor ons hart.
Gee ons u vrede, en troos in ons smart.
Gee ons u vrede, en troos in ons smart.